# PSALM 115



Nie aan ons nie, He-re, nee,



nie vir ons nie is die eer.



Al - le eer word U ge- gee,

115

1(b)



kom u Naam toe, God, ons Heer,



U die God van eg -te trou,



wat ons vas in lief - de hou.

2.

Hy wat *in die hemel* troon,
wat Hy *wil, dit* kan Hy doen.
Maar 'n *afgod kry* gewoon
uit 'n *mens se hand fat*soen.
Durf die *heiden dan be*weer:
Nêrens *is hul* God en Heer?

3.

So 'n *afgod, kan hy* praat,
daardie *lippe,* daardie mond?
Blind is *daardie blink gela*at,
daardie *oë groot en* rond.
Goud of *silwer, die pu*pil
en die *mond is* blind en stil.

4.

Daardie *ore, kan hul* hoor?
Daardie *neus daar,* kan dit ruik?
Voete *het hy, maar waar*voor?
Kan hy *daardie hand g*ebruik?
Soos die *beeld deur hom g*ehou,
word hy *wat dié* god vertrou.

5.

Israel, vertrou op Hom,
Hy beskerm en Hy help jou.
Priesters van sy heiligdom,
julle kan op Hom vertrou.
Goed word deur Hom omgesien
na hul wat die Here dien.

6.
Hy sal *ons onthou en* seën.
Vromes, *almal,* klein en groot,
volk en *priesters, ieder*een
word ge*help in tyd van* nood.
Goed word *deur Hom omg*esien
na hul *wat di*e Here dien.

7.

Mag Hy, *waar Hy woon, al*leen,
mag Hy *oor die* aarde waak.
Mag Hy *julle almal* seën,
mag Hy *julle talryk* maak.
Ons, wat *lewe, prys die* Heer,
Halle*luja!* Gee Hom eer.